SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS 06 MAART 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

DOODSBERIG

Dit is met leedwese dat ons bekend maak dat die vader van Raadslid Dennis Green, ZS4BS, verlede week oorlede is aan 'n hartprobleem wat ingetree het nadat hy 'n geslaagde operasie vir 'n ander probleem ondergaan het. Ons innige meegevoel aan Dennis, al hul familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

RADIOTEGNOLOGIE-IN-AKSIE OPE DAG

FREKWENSIEVERANDERING VIR AMATEUR RADIO INTERNATIONAL

SARL IARU-FONDS: MEER ERKENNINGS

WIL JY 'N MENGER/BEHEERKAS BOU?

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels, maar, gaan asb. veral datums en telefoonnommers na voordat u die berig instuur, die redakteur het growwe foute in die verlede opgemerk.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

RADIOTEGNOLOGIE-IN-AKSIE OPE DAG

Die volgende Radiotegnologie-in-Aksie ope dag sal op Saterdag 20 Augustus by die Nasionale Amateurradiosentrum in Roodepoort plaasvind. Voorstelle vir aanbiedings word nou ingewag. Die hooftemas vir die forum is: tegnologie, tuiskonstruksie en operasionele aktiwiteit.

Voorstelle moet in Microsoft Word ingedien word en moet nie 500 woorde oorskry nie. E-pos voorstelle aan rta@sarl.org.za voor 15 April 2005.

Tydens die ope dag sal daar uitstallings, demonstrasies en 'n vlooimark wees. Klubs en spesiale belangstellingsgroepe word uitgenooi om standplase te bespreek ten einde hulle klubs en klubaktiwiteite te promoveer. Stuur e-pos aan rta@sarl.org.za.

FREKWENSIEVERANDERING VIR AMATEUR RADIO MIRROR INTERNATIONAL

Vanaf vandag, 6 Maart, sal die uitsending op 9 750 kHz vervang word met 'n uitsending op 7 205 kHz in die 41 meterband. Die uitsending op 17 700 kHz sal voortgaan vir luisteraars in die res van Afrika. Op Maandagaande vind 'n heruitsending van die program om 21:00 UTC op 3 215 kHz plaas.

Rapporte van ontvangs op 7 205 kHz word angstig ingewag. Stuur e-pos aan armi@sarl.org.za of faks dit aan 012 991 5651 of pos dit aan Posbus 90 438, Garsfontein, 0042.

SARL IARU-FONDS: MEER ERKENNINGS

Die afgelope week het die SARL se IARU-fonds, wat deur die Suid-Afrikaanse Amateurradio-ontwikkelingstrust geadministreer word, met R450 tot R3 226 gestyg. Baie dankie aan Chris Gryffenberg, ZS6COG, vir sy bydrae. Ons erken ook 'n bydrae van R250 deur die Midland amateurradioklub. Die mikpunt is R13 000 wat by Mei bereik moet word wanneer die lidmaatskapfooi van die SARL aan die IARU betaal moet word. Maak asb. u bydrae en help om die SARL en Suid-Afrika internasionaal verteenwoordig te hou. Nadat u 'n donasie gemaak het, faks 'n kopie van die depositostrokie aan 012 991 5651 of e-pos dit na saardt@intekom.co.za of pos dit aan Posbus 90 438, Garsfontein, 0042. Die rekeningnommer vir bydraes is ABSA 560 142 722, Menlyn Park, takkode 335 645. Tjeks moet uitgemaak word aan die SA Amateur Radio Development Trust. Volledige besonderhede is beskikbaar by www.amateurradio.co.za.

WIL JY 'N MENGER/BEHEERKAS BOU?

Die weninskrywing vir die 2004 SA Amateurradiotrust se konstruksiekompetisie kan nou vanaf die Trust se webwerf by www.amateurradio.org.za afgelaai word. Luois de Bruin, ZS5LP, het die kompetisie gewen. Die kompetisie was vir die ontwerp en bou van 'n oudio menger/beheerder wat in staat is om verskillende send/ontvangers, oudioapparaat en telefoonlyne te kan verbind ver herlei- en netwerking. Die prototipe is aan die SARL geskenk ten einde op die lug aktiwiteite soos die President se net en ander soortgelyke aktiwiteite te vergemaklik. Die volledige beskrywing, ontwerpsvereistes en kringdiagramme kan vanaf die Trust se webwerf afgelaai word. Die lêer is in woordformaat en beslaan ongeveer 7 megagrepe. Indien die lêer te groot is vir aflaai, kan 'n gedrukte kopie bestel word deur 'n gefrankeerde, selfgeadresseerde koevert, tesame met 'n klein donasie om drukkoste te dek, te stuur aan die Trust, Posbus 90 438, Garsfontein, 0042.

Die konstruksieprojek vir 2005 is 'n laekrag, tweeband, HF en GG-send/ontvanger vir 20 en 40 meter, ten volle instembaar met 'n uitset van minstens 10 W. Die ontwerp moet gebruik maak van lokaal beskikbare komponente in boustelvorm en moet met uitsluiting van die kabinet nie meer as R500 kos nie.

Inskrywings moet in twee stadiums ingedien word. Stadium 1 is 'n papierontwerp wat 'n volledige spesifikasie en gedetailleerde beskrywing insluit. Inskrywings vir die eerste stadium moet die Trust voor 31 Maart 2005 bereik. Inskrywings kan gepos word aan Posbus 90 438, Garsfontein, 0043 of per e-pos gestuur word aan saardt@intekom.co.za.

R1 000 sal aan elk van die 3 beste inskrywings vir stadium 2 toegeken word.

Stadium 2 bestaan uit die bou van 'n prototipe, wat in 'n kabinet gebou moet wees en volledige kringdiagramme, boubesonderhede en bedryfsinstruksies moet insluit. Die voltooide eenheid tesame met al die papierwerk daaraan verbonde moet teen 31 Mei 2005 ingedien word.

Die wenner van stadium 2 sal 'n Icom V8 handdraagsend/ontvanger, geborg deur Multisource, ontvang terwyl die twee naaswenners elk 'n 2005 ARRL-handboek sal ontvang. Meer besonderhede kan gevind word by www.amateurradio.org.za.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE ZS100RI

Die Rotariërklub van Midrand sal 'n spesiale geleentheidstasie vanuit die Olievenhoutbosch gemeenskapsentrum bedryf waarin die Midrand Rotariërs 'n gemeenskapsprojek bekend as Tshunang aan die gang het. Die stasie, met roepsein ZS100RI, sal vanaf 12 Maart 2005 tot 28 Februarie 2006 op die lug wees ter viering van die honderdjarige bestaan van die Rotariërs.

Die stasie sal offisieel geopen word deur Sy Edele Glen Estes, President van Rotariërs Internasionaal; dit sal 'n ope dag wees en almal is welkom.

Die stasie sal bedien word deur Craig Bergsteedt, ZS6CKB, Andre Gouws, ZR6GFA, en Leroyd Bergsteedt, ZS6ROY.

Die stasie sal bedryf word onder die beskerming van Rotariërs Internasionaal en alle inkomste sal gebruik word vir gemeenskapgebaseerde projekte wat deur Rotariërs Internasionaal geïdentifiseer is.

Die stasiebedieners wil graag weet van enige ander radio-operateurs wat geïnteresseerd is om ook aan die projek deel te neem. Hulle kan die volgende persone kontak: Craig, ZS6CKB, by 082 858 0172 of Andre, ZR6GFA, of Andre, ZR6GFA, 'n vorige President van die Midrand Rotariërs by 082 559 0093 of die Midrand Rotariërs by 083 413 0173.

SARL BHF/UHF-KOMPETISIE

Die eerste been van die SARL BHF/UHF-kompetisie begin Vrydegaand 11 Maart om 18:00 SAT en eindig Sondag die 13de om 12:00 SAT. Die reëls is beskikbaar op die SARL se webwerf www.sarl.org.za.

Enige navrae kan gerig word aan Derek, ZS5Y, die BHF-kompetisiebestuurder, met e-posadres derek.gravett@siemens.com.

Die kompetisie vind 'n week vroeër plaas weens Menseregtedaglangnaweek.

Die Sandton Amateurradioklub sal as 'n veldstasie in Observatory aan die kompetisie deelneem. Radioamateurs word uitgenooi om asb. 145,750 Mhz simplex in te roep.

PEARS NASIONALE BHF/UHF-KOMPETISIE: FINALE OPROEP VIR LOGSTATE

Hierdie is 'n finale oproep vir die instuur van logstate vir die jaarlikse PESRS Nasionale BHF/UHF-kompetisie. Die sluitingsdatum is 31 Maart. Tot dusver is in totaal 58 state ontvang, bestaande uit 23 vir 2 m, 18 vir 6 m, 9 vir 70 cm en 8 vir 4 m. Geen state is vir 23 cm ontvang nie. Logs kan per e-pos gestuur word aan zr2dx@mweb.co.za.

OOS- NA SUIDKAAPKOPPELING WEER IN VOLLE BEDRYF

Die koppeling tussen die Oos- en Suidkaap is weer deur tot in Kaapstad. David, ZR1DJP, het gesê dat hy die nuwe kristalle, soos van Dave Perry, ZS1SG, ontvang, in die koppeling by Riversdal na Jonaskop geïnstalleer het, en alles is weer in orde by die terrein. Verkeer is weereens deur tot in die Moederstad. Intussen het daar ook veranderings aan die verre uiteinde plaasgevind waar Dave, ZS1SG, twee herhalers op een terrein geïnstalleer het, wat van een antenna gebruik maak. Dit is bereik deur kunstige verdeling en kombinering met gebruik van holtefilters en ontvangerverdelerversterkers. Die Kaapent van die koppeling is nou op 145,775 MHz en is op Kanonkop geleë tesame met die beroemde 145,750 MHz herhaler vir algemene gebruik wat die hele skiereiland dek. Dank aan Dave, ZR1DJP, Dave, ZS1SG, en die betrokke klubs en herhalerwerkgroepe.

Terwyl die Kaapstadse punt na 'n lang afwesigheid weer verbind is, is die Grahamstad na Oos London koppeling op 28 Febr. verwyder vir herstel weens 'n afwisselende fout. Chris, ZS2AAW, sal daaraan aandag gee.

Die volgende stappe is die byvoeging van 'n invulherhaler om Knysna te dek en 'n herhaler by Kareedouw wat kusdekking vanaf Umtata tot Kaapstad sal bied. Hierdie uitbreidings sal later hierdie maand of vroeg in April gedoen word.

LIBERTY LIFE - RIDE FOR SIGHT - FIETSWEDREN 2005

Die Liberty Life Ride for Sight Fietsren het op Sondag 27 Februarie 2005 plaasgevind. 7100 fietsryers het deelgeneem met ongeveer 10 000 toeskouers wat deelname aan hierdie groot geleentheid 'n mylpaal vir amateurradio maak.

'n Spesiale woord van dank aan die Alberton Amateurradioklub wat die Oos-Rand Radioklub genooi het om deel te wees van hierdie aktiwiteit.

Die Oos-Rand Radioklub bedank ook graag sy lede: Harry Harris - ZR6FWH; Martin Harris - ZR6HFC; Nico Smit - ZR6SNH; Elize van Wyk & haar dogter

Lezelle - ZR6EMH; Jopie van Lill - ZR6JVL; Andre van Tonder - ZS6HE; Johanna Harris; Michelle Harris - ZR6ZZZ; Chris Gryffenberg - ZS6COG;

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Aangesien Kobus, ZS6KOB, vir 'n tyd uitstedig sal wees, het ons gaan kyk wat die ARRL se kundige te sê het. Tad "Sunny" Cook, K7RA, van Seattle, Washington, het gerapporteer dat die son die afgelope week stil was en dat hierdie toestand dikwels gedurende die volgende aantal jare gaan voorkom. Die gemiddelde daaglikse sonvlekgetal was 14,9 byna 31 punte laer as die vorige week en die gemiddelde daaglikse sonvloed was 21 punte laer by 76,3. Planetere geomagnetiese aktiwiteit was net effens laer en die midbreedtegraadaktiwiteit was ongeveer dieselfde as gedurende die vorig eweek.

Vir die komende week kan 'n stygende sonvlekgetal en sonvloedsyfer verwag word met 'n vloedsyferpiek van bokant 100 tussen ongeveer die 11de tot die 14de. Gebaseer op die vorige omwenteling van die son mag ongestadigde tot aktiewe geomagnetiese toestande tussen die 6de tot die 9de heers.

DAGBOEK VAN GEBEURE

12 Maart - Spesiale gebeurtenisstasie ZS100RI begin uitsaai; 31 Maart -Finale lesings vir AMSATCON2005 in te dien; sluitingsdatum vir stadium 1 van die 2005 Konstruksiekompetisie; 08 April - SARL Toekenningsdinee; 09 April - AJV van die SARL; 14 Mei - AMSATCON2005; 31 Mei - sluitingsdatum vir stadium 2 van die 2005 Konstruksiekompetisie.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en verskeie 2 m herhalers in u omgewing te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur GeorgE, ZS6NE, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens aan almal.

/EX